

# Naaktheid


Waarheid, 1870 deur Jules Joseph Lefebvre

**Naaktheid** of om **naak** te wees verwys daarna om geen klere aan te hê nie. Dit kan ook in sekere kulture of omstandighede daarna verwys dat bepaalde liggaamsdele onbedek is. Dit word ook soms gebruik wanneer 'n persoon minder klere aan het as wat onder die omstandighede vanpas sou wees.

## Terminologie


Vergelyking van naakte en halfnaakte liggaam en klere van 'n jong man

Hoewel die terme "kaal", "naak", "onbedek" en ander, dieselfde algemene betekenis het, is daar gevalle waar een term meer gepas is as 'n ander. Wanneer 'n persoon geen klere aan het nie, word die term kaal of naak gewoonlik gebruik. Dit kan 'n verskillende betekenis hê afhangende van die situasie waarin dit gebruik word. "Die persoon het kaal die straat in gehardloop" kan beteken om geen klere aan te hê nie, of om liggaamsdele te ontbloot wat as onvanpas beskou word. Ter versagting mag die term *onbedek* ook gebruik word wanneer 'n liggaamsdeel nie deur klere bedek word nie maar waar dit nie as onvanpas beskou word nie.

### Algehele naaktheid

Om geen klere aan te hê en niks te gebruik om die privaatliggaamsdele te bedek nie. Ter uitdrukking word poedelkaal of poedelnaak ook gebruik.

**Volle frontale naaktheid** beteken om geen klere aan te hê en na die waarnemer gedraai te wees sodat die geslagsdele sigbaar is, in teenstelling met net die bors of boude. Dit is gewoonlik die uiterste vorm van naaktheid met die uitsondering van 'n nabyskoot van die geslagsdele of die opsetlike blootstelling daarvan.

### Gedeeltelike naaktheid

Omdat die konsep van naaktheid kan verskil in terme van die persepsie van die waarnemer, is daar soms onsekerheid of 'n persoon naak is of nie. Daar word ook daarna verwys as *halfnaak/-kaal* of *amper naak/kaal*. 'n Persoon wat kaalbors is sal byvoorbeeld waar formele drag toepaslik is as naak beskou word


Naakfoto van 'n vrou, ongeveer 1900

maar nie buite die publiek nie. As die persoon dan ook 'n vrou is mag sy dan selfs buite die publiek as naak beskou word maar in 'n situasie soos op 'n strand dalk nie. In al hierdie gevalle kan die persoon as gedeeltelik naak/kaal beskou word, waar die toepaslikheid daarvan van die situasie afhang.


Halfnaak

Daar is ook terme vir spesifieke gevalle:

- *Kaalvoet* verwys daarna om nie skoene aan te hê nie en is meestal net onvanpas waar formele drag gehoort is.
- *Kaalbors* word veral gebruik in terme van vroue wanneer die borste nie behoorlik bedek is nie en sigbaar is.
- *Kaalgat* verwys natuurlik daarna dat die boude onbedek is en in meeste gevalle ook die res van die liggaam maar nie noodwendig op so 'n manier dat die geslagsdele ook sigbaar is nie.

Naaktheid mag ook indirek sigbaar wees deur weerkaatsing of verstrooiing.

| **Normdata: Nasionaal** | Duitsland (https://d-nb.info/gnd/4171077-0) · Verenigde State (https://id.loc.gov/authorities/sh85093175) · Frankryk (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb11976658q) · BnF-data (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb11976658q) · Tsjeggië (https://aleph.nkp.cz/F/?func=find-c&local_base=aut&ccl_term=ica=ph478606&CON_LNG=ENG) · Pole (https://dbn.bn.org.pl/descriptor-details/9810588696105606) · Israel (https://www.nli.org.il/en/authorities/987007538640005171) |
|---|---|